SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 02 OCTOBER 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE ADV ESB BUIS QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

WAAR OM TE SOEK VIR BACAR 10 SEINE OP 8 OKTOBER

en

DIE OKTOBER 2022 RADIO ZS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met nuus van n stil sleutel.

Dit is met leedwese dat ek die SARL moet inlig dat Jan Bosman ZS6BHC oorlede is Maandag 25 September 2022 op die ouderdom van 94. Jan was 'n eertydse lid van Tak Noord Transvaal en later van OTL en was baie bekend onder die destydse Dagbreek span.

Ons innige meegevoel met Pieter ZS3AOR, sy dogter Non, en klein kinders en agter-klein kinders, Familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE ADV ESB BUIS QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

Die tweede been van die Antieke Draadloos Vereniging ESB Buis QSO Partytjie is vanmiddag van 13:00 tot 17:00 UTC op die lug met deelnemers wat verkieslik buis radios of radios met buise in gebruik. Geen lineêre versterkers mag gebruik word nie. Die QSO-partytjie word op 40 en 80-meter gehou, met 7 100 tot 7 130 wat kompetisie vry is. Die uitruiling is 'n RS-verslag, jou roepsein, 'n opeenvolgende reeksnommers wat by 001 begin en die tipe radio wat gebruik word. Dien jou logstate teen 21:59 UTC op Vrydag 7 Oktober 2022 in by andyzs6ady@vodamail.co.za. Kry al die inligting op bladsy 37 van die 2022 Blou Boek.

DIE SARL 80 M QSO PARTYTJIE OP 6 OKTOBER

Die tweede been van die SARL 80 m QSO-partytjie duur van 17:00 tot 19:00 UTC op Donderdag 6 Oktober 2022. Die segment 3 651 tot 3 700 kHz is kompetisie vry. Die uitruiling is 'n RS-verslag en jou naam en roepsein. Jy kry 10 punte vir 'n QSO met 'n Suid-Afrikaanse stasie en 15 punte vir 'n stasie buite Suid-Afrika. Dien jou slegs MS Excel-logstaat in teen 21:59 UTC op Dinsdag 11 Oktober 2022 per e-pos na louis.zs5lp@gmail.com en zs5durbanarc@gmail.com. Jy sal al die inligting op bladsy 38 van die 2022 Blou Boek vind.

DIE LENTE QRP KOMPETISIE OP 8 OKTOBER

Die Wes-Randse Amateur radioklub wil jou daaraan herinner dat die laaste been van die SARL QRP-kompetisie op Saterdag 8 Oktober 2022 sal plaasvind. Maak kontakte met 5 Watt of minder krag op die 40 m-band tussen 12:00 - 12:45 UTC. Van 12:45 tot 13:30 UTC is jy welkom om 160, 80, 20, 15 en 10 m te gebruik. Ekstra punte word toegeken vir veldstasies en tuis geboude toerusting. Maak asseblief seker dat jy 'n foto van jou veldstasie en/of tuis geboude toerusting instuur om jou ekstra punte op te eis. Ideaal gesproke moet die foto die radio en operateur insluit - amateur radio in aksie!

WAAR OM TE SOEK VIR BACAR 10 SEINE OP 8 OKTOBER

Daar word beplan dat die 'Balloon Carrying Amateur Radio' of BACAR om 07:00 CAT op Saterdag 8 Oktober vanaf die model vliegtuig vlieg veld by Trichardt naby Secunda gelanseer sal word. Tien verskillende loonvragte sal aan die ballon gekoppel wees, insluitend AfriCUBE se lineêre transponder, APRS, 'n nuwe vlug-transponder, Gigacube met 'n 10 GHz op- en afskakel, 'n 40 m SSTV-transponder asook 4 Lora-loonvragte. Die AfriCUBE lineêre transponder sal ook in werking wees en om kommunikasie te vergemaklik is dit in 'n paar 'kanale' op gebreek. Log asseblief alle kontakte met BACAR 10 aan en sluit die ruit vierkant van jou QTH in en e-pos na ZR6JRC@gmail.com.

Jy kan deel wees van die geleentheid - bring jou karavaan of tent en kom kamp by die Trichardt Dam Seiljag klub op 8 Oktober 2022. Daar is 'n element van 'roughing it' met baie spasie vir jou tent en selfs plek vir 'n karavaan en JD! Daar is warm- en koue water storte beskikbaar, toilette en 220 V om jou radio te laai. Braai geriewe is beskikbaar, maar bring hout of hout skool saam. Die koste is R40 per persoon per nag, maar jy moet bespreek. Stuur asseblief 'n e-pos aan secradio@jenny.co.za om jou plek te bespreek. So lekker soos dit lyk, swem word nie toegelaat nie. Kry al die inligting en frekwensies op bladsy 38 en 39 van die Oktober Radio ZS.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE OKTOBER 2022 RADIO ZS

Die Oktober 2022-uitgawe van Radio ZS is beskikbaar vir aflaai vanaf die Liga-webwerf. Gaan na Publikasies op die linkerkant se kies lys. In hierdie uitgawe kyk ons na RF-geraas wat rondom jou huis gegenereer word en vra of jou Klub aan belasting regulasies voldoen en gesond is. Die Boland en Bo-Karoo Klubs vertel ons van die Vuurtoring naweek en die Hibiskus en Kempton Park Klubs

neem ons na hul Velddag stasies. Josh, ZS6JOS neem ons saam na YOTA 2022 in Kroasië, terwyl Woody, ZS3WL ons vertel van die vuurtoring by Doringbaai. Gary, ZS6YI vertel jou hoe om 'n gemotoriseerde HF-antenna te bou, Eddie, ZS6BNE neem ons terug na 1975 en ons kyk na 'n draagbare 2-element drieband Yagi. Daar is 'n artikel oor die 630-meter band en koning Harald Gormsson in hierdie uitgawe van 128 bladsye.

KOMPETIESIE NUUS

Dertien logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL Streeks FT4 kompetisie wat op Saterdag 10 September gehou is. Die logstate toon dat 473 QSOs tydens die kompetisie gemaak is.

1ste Gerry, 9J2BS - 163 punte

2de Phillip, ZS6PVT - 157 punte

3de Dan, Z21ML - 138 punte

Gekombineerde resultate

1ste Gerry, 9J2BS - 397 punte

2de Phillip, ZS6PVT - 345 punte

3de Dan, Z21ML - 334 punte

Vyf logstate is ontvang vir die tweede been van die SARL VHF/UHF Digitale kompetisie wat op 17 en 18 September gehou is. Daar was 12 deelnemers aan die kompetisie. Die langste afstand wat op 6 m gewerk is, was 290 km, op 2 m was dit 458 km en op 70 cm was dit 371 km.

1ste Carl Minne, ZS6CBQ - 12 419 punte

2de Koos Greyvenstein, ZS6KSG - 3 109 punte

3de Hennie van Rensburg, ZS6EY - 2 966 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar 4 sonvlekke met eenvoudige tot bykans gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n gematigde moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 92 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laat middag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die ADV ESB Buis QSO Partytjie en die RSGB DX kompetisie

4 tot 5 Oktober – Yom Kippur

6 Oktober – die SARL 80m QSO partytjie

7 Oktober – die sluitingsdatum vir ADV logstate

7 en 8 Oktober – die Draconids Meteor reën

08 Oktober – die lansering van BACAR 10 en die Lente QRP kompetisie

9 tot 11 Oktober – Sukkot

11 Oktober – die skole open en die sluitingsdatum vir 80m QSO partytjie logstate

12 Oktober – die Vroeg Oggend Koffie QSO Partytjie

13 Oktober – die sluitingsdatum vir QRP logstate

14 tot 16 Oktober - JOTA

15 Oktober – CQ Hou Koers

16 tot 18 Oktober – Simchat Torah

17 Oktober – die sluitingsdatum vir Vroeg oggend logstate

21 en 22 Oktober – die Orionids Meteor reën

22 Oktober – die Oktober RAE en die SARL 40m Klub kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Die tweede been van die Antieke Draadloos Vereniging ESB Buis QSO Partytjie is vanmiddag van 13:00 tot 17:00 UTC op die lug met deelnemers wat verkieslik buis radios of radios met buise in gebruik. Geen lineêre versterkers mag gebruik word nie. Die QSO-partytjie word op 40 en 80-meter gehou, met 7 100 tot 7 130 wat kompetisie vry is.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. 'n Heruitsending aangebied deur Andy, ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Andy Cairns, ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ...................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.